SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 12 MEI 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

GOEIE NUUS VIR RAE KANDIDATE

UITSLAE VAN TWEE BHF/UHF WEDSTRYDE

BESONDERHEDE AANGAANDE DIE SCOPEX UITSTALLING

WENKE TOV SPRAAKKONTAKTE MET IRS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

GOEIE NUUS VIR RAE KANDIDATE

Die volgende RAE vind plaas op Donderdag 23 Mei 2002. 'n Totaal van 112 kandidate het by 13 verskillende sentrums regoor Suid Afrika vir die eksamen ingeskryf.

Die SARL het verlede week 'n skrywe van OKOSA ontvang waarin hulle die SARL meedeel dat die nuwe regulasies nog nie deur die Minister onderteken is nie. Dit het tot gevolg dat die slaagsyfer vir die komende RAE vasgestel bly op 40% per vraestel met 'n gemiddelde van 50% om te slaag. Die nuwe slaagsyfer van 50% per vraestel met 'n gemiddeld van 65% om te slaag sal eers na die ondertekening van die regulasies in werking tree.

Die SARL wil ook van hierdie geleentheid gebruik maak om al die kandidate vir die komende RAE voorspoed met die eksamen toe te wens. Eksamennommers, asook eksamensentruminligting is reeds op Donderdag 2 Mei aan alle kandidate gepos. Hierdie inligting is ook op die SARL webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar. Saam met die eksamennommer is ook 'n lisensieaansoekvorm gepos. Kandidate moet hierdie vorm volledig voltooi en aan die toesighouer by die eksamensentrum oorhandig.

Kandidate word versoek om seker te maak van die fisiese adres van sy/haar betrokke eksamensentrum. Die eksamen begin stiptelik om 19:00. Kandidate word aangeraai om reeds teen 18:45 by die eksamensentrum aan te meld. Kandidate moet sy/haar ID-dokument en eksamennommer saambring asook die nodige skryfbehoeftes en 'n sakrekenaar. Kandidate wat nie oor 'n ID-dokument beskik nie, moet sy/haar geboortesertifikaat saambring. Antwoordstelle mag slegs in ink beantwoord word.

VOORLOPIGE UITSLAE VIR MAART 2002 BHF/UHF WEDSTRYD

Die voorlopige uitslae vir die Maart 2002 BHF/UHF-wedstryd, soos ontvang van John Fielding, ZS5JF, is as volg:

VELDSTASIEKATEGORIE

ZS6EGB 19658 punte; ZS4BFN 16699,5; ZS6SRC 9516; ZS1CT 1351,5.

VASTE STASIE - MULTIMODUS

ZS6DDG 30093; ZR6ZL 27994; ZS6STN 19901; ZS6VTB 14193; V51C 6405.

VASTE STASIE - FM ALLEEN

ZS6XT 408; ZR6RDU 239; ZR5DK 208; ZS5M 22.

Tensy beswaar by die wedstrydkomitee binne veertien dae ingedien word, sal hierdie uitslae finaal wees.

Kommentaar:

Dit is 'n verrassende begin vir die wedstrydseisoen met die vastestasiekategorieleiers wat die veldstasies se beste telling ver verbysteek. 'n Klein puntverskil tussen ZS6DDG en ZR6ZL beloof om hierdie jaar se wedstryd opwindend te maak. Die voorste veldstasie ZS6EGB is 'n kortkop voor die naaste mededinger, ZS6BFN. Die Septemberbeen sal sekerlik sorg vir veranderings in die finale resultate.

Soos dit die laaste aantal jare gebeur, het 'n skouspelagtige opening in die 6m-band gesorg vir die meeste punte aan die voorlopers. Soos die logstate nagegaan is, het 'n mens by tye gewonder of die state nie vir 'n HF-kompetisie was nie aangesien so min ZS-roepseine op die 6m state voorgekom het.

Die beoordeling van die uitslae was ietwat vertraag deur 'n virus geinduseerde ineenstorting wat die logs wat per e-pos ingedien is laat verdwyn het. Groot dank aan al daardie stasies wat hulle logstate weer ingedien het.

Neem kennis asb: Deelnemers MOET NIE logstate per geregistreerde pos indien nie. Die Poskantoor het ons meegedeel dat tensy pos aan 'n natuurlike persoon geadresseer is, hulle nie die item aan die houer van 'n posbus kan oorhandig nie sonder 'n geskrewe verklaring dat die posbus in die naam van die wedstrydkomitee geregistreer is.
Aangesien dit die persoonlike posbus van John Fielding is, is hy nie in staat om dit te doen nie.

UITSLAE VAN DIE PEARS JANUARIE 2002 NASIONALE BHF/UHF WEDSTRYD

LANGAFSTAND WENNERS 50 & 144 MHz: ZR1AEE & ZS6NK 1530 km; 432 MHz: ZS6RAD & ZS6RTB 261 km.

MULTI-OPERATEUR (bv. klub) WENNERS (ALLE BANDE) (plek, roepsein en punte)telling (1) ZS1ESC 15357; (2) ZS2CE 8037; (3) ZS6RTB 7932; (4) ZS6DDX 6315; (5) ZS6TVB 5605.

DIGITALE WENNERS (ALLE BANDE) (1) ZR1AEE 10806; (2) ZS6WB 5096; (3) ZS6NK 4182; (4) ZS6DDX 1420; (5) ZS6HS 170;

AFDELINGWENNERS (ENKELOPERATEUR) 50 MHz Vaste stasie: ZS1AGF 1768; ZS2BL 336; ZR3CDK 87; ZR6ZL/4 5444; ZS6WB 2670; 50 MHz Veldstasie: ZS2U 582. 144 MHz Vaste stasie: ZS2CLI 2049; ZR3CDK 654; ZR6ZL/4 4868; ZS6HS 283; 144 MHz Veldstasie: ZS2U 2512; 144 MHz QRP: ZR1MAT 210; ZR5DK 700; ZS6PAK 1050; 432 MHz Vaste stasie: ZS2AI 71; ZR6ZL/4 1828; ZS6WB 244.

Neem asb. kennis dat die tellings van die 67 puntelyste wat ontvang is, in die volgende uitgawe van RADIO ZS gepubliseer sal word.

BESONDERHEDE AANGAANDE DIE SCOPEXUITSTALLING

Die SCOPEX-uitstalling van die Johannesburgse sentrum van die Astronomiese Vereniging van Suid-Afrika en die Alberton Amateurradioklub wat verlede week aangekondig is en waarna jonk en oud uitgenooi word vind eerskomende Saterdag 18 Mei plaas by die SA Militêre Historiese Museum (Oorlogsmuseum) te Erlswoldweg 22, Saxonwold, langsaan die Johannesburgse dieretuin.

Toegangsgelde is R5 vir volwassenes, R2 vir kinders en R3 vir seniors.

SCOPEX verwelkom almal wat:Geïnteresseerd is in;Het of wil sy eie teleskoop bou; Dit net geniet om astronomie en teleskoopbou te praat; En amateurradio. SCOPEX begin om 10:00 en sluit met 'n Sterreparty.

Praatjies en vertonings in die Ouditorium BEGIN OM 10:00 en die volgende onderwerpe sal gedek word: Melkweë; Radiosterrekunde; Die son; SALT (South African Large Telescope); Komete en Asteroïdes; Sonverduisterings; Meteorietopsporing in SA; Inleiding tot teleskope; GPS-oorsig; "Wat is sigbaar" in die hemelruim vannag.

Daar sal 'n wye reeks uitstallings wees insluitende:Selfgeboude en kommersiële teleskope, 'n draagbare radioteleskoop, teleskope met filters om sonvlekke en -fakkels waar te neem, 'n teleskoop om sonvlekke mee te projekteer, 'n model van SALT, 'verkeerde meteoor' uitstalling, spesiale optika en astrofotografiese uitstallings deur amateurs.

Daar sal teleskope en toebehore, ou uitgawes van Sky and Telescope, T-hemde en kepse en doen-dit-self planisfere te koop wees. En kompetisies: Die lansering van waterbottel-"vuurpyle" en 'n trekking om 'n verkyker te wen.

Die Alberton Amateurradioklub sal 'n spesiale geleentheidstasie, ZS6NOM (Nasionale OorlogsMuseum) bedryf en nooi alle amateurs uit om by hulle vir 'n piekniek aan te sluit. Pak u mandjie en neem deel aan die aktiwiteite wat aangebied word. Die Porkyklub sal ook hul tweede reunie hou; maak seker dat u dit nie misloop nie.

Daar sal iemand op die 145,400 herhaler op bystand wees om rigtingaanwysings te gee en die URL-nodus sal op 145,675 MHz beskikbaaar wees om dit vir besoekers interessant te maak. Die oorlogsmuseum spog ook met 'n kanonpark met uitstallings van 20-eeuse artillerie, tenks en vliegtuie vir diegene wat daarin belangstel.

Vir verdere inligting kan Koos, ZS6JPY, by 082 461 2819 geskakel word.

WENKE TOV SPRAAKKONTAKTE MET IRS

Hier volg 'n paar wenke oor hoe om spraakkontakte met die Internasionale Ruimtestasie (IRS) te maak:

1. Onthou dat die voetafdruk van die IRS groot genoeg is om die grootte van Australië of die hele van die sub-Sahara gedeelte van Afrika te dek. Dit beteken dat enigiemand in Suid-Afrika wat op die opwaartse skakelfrekwensie uitsaai, goed binne die siglyn van die IRS mag wees. Dit beteken ook dat die IRS-bemanning heelwaarskynlik almal kan hoor wat op daardie frekwensie roep ongeag waar hulle in die land is.

2. Luister op die afwaartse skakelfrekwensie nl 145,800 MHz en moet nooit op daardie frekwensie uitsaai nie.

3. Indien u 'n lid van die IRS-bemanning hoor, moet asb nie uitsaai nie behalwe as u hoor dat hy roep. Hulle mag alreeds in 'n QSO met iemand betrokke wees.

4. Bly asb stil op die opwaartse skakelfrekwensie gedurende QSO's wat u op die afwaartse skakelfrekwensie kan hoor. Vir ons in Streek 1 is die opwaartse skakelfrekwensie 145,200 MHz vir die IRS. Let asb daarop dat tensy jy die opwaartse skakelfrekwensie ook monitor en die persoon wat met die ruimtevaarder in gesprek is naby jou geleë is, jy slegs een kant van die gesprek sal hoor. Dit beteken dat daar nogal lang periodes van stilte op die afwaartse skakelfrekwensie kan wees. Die reël is dus, luister, luister, luister voordat jy roep.

5. Wanneer jy roep, gee jou roepsein net eenkeer (foneties indien jy so verkies), en luister weer totdat jy seker is dat dit reg sal wees om weer te roep. Moenie hulle roepsein gee of dinge sê soos "NA1SS, NA1SS. Hierdie is ZS6XYZ. Mark hoor jy my?"

Indien almal hierdie eenvoudige reëls volg, sal die kanse vir meer suksesvolle en bevestigde kontakte baie beter wees. Op hierdie manier sal jy ook 'n beter kans vir 'n kontak hê aangesien die ruimtevaarder heelwaarskynlik minder tyd

hoef te bestee om na ’n oorlaaide en deurmekaar opwaartse skakelfrekwensie te luister.

Dieselfde beginsels geld vir ander bemande ruimtetuie soos die ruimtedienstuie, behalwe dat die frekwensies nie dieselfde sal wees nie. Algemene QSO’s met dienstuie het minder algemeen geword sedert die IRS beman is.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …………………… vanuit …………………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en in die Pretoriagebied op 145,750 MHz te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX